SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARL NUUS SONDAG 24 MAART 2002

Dit is amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid-Afrika, met 'n nuusbulletin wat elke Sondag om 08:15 Sentraal Afrika Tyd (SAT) in Afikaans en om 08:30 SAT in Engels uitgesaai word.

Hierdie bulletin is ook op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde beskikbaar.

In die nuus vandag:

ZS6AKV BEDANK AS RAADSLID

SARL 80-METER QSO GESELLIGHEID

2001 IARU HF-KAMPIOENSKAPPE

GOEIE NUUS VIR DIE DXCC-JAGTERS

Bly ingeskakel vir meer besonderhede hieroor en ander nuusitems.

Besoek ook die SARL-webblad of skakel die SARL-kantoor wat vanaf 09:00 tot 13:00 op weeksdae oop is by telefoon 011 675-2393 vir inligting oor hoe om by die SARL aan te sluit, boekverkope en alle verwante amateurradioaangeleenthede.

Die SARL nuusdiens nooi klubs en individue om nuus aangaande amateurradio aan sarlnews@hotmail.com te stuur. Indien moontlik stuur dit asb in Afrikaans sowel as Engels.

U luister na ZS6SRL.

Die nuus volg in besonderhede:

ZS5AKV BEDANK AS RAADSLID

SARL raadslid Hans van de Groenendaal ZS6AKV het gedurende die week, bedank as raadslid. Hy het bedank om aandag aan sy ander belange te gee.
Hans het reeds 'n tyd gelede aangedui dat hy by die AJV in April wil bedank, maar het besluit om dit nou te doen teneinde die vul van sy portefeulje op die raad te vergemaklik.

Hans sal natuurlik 'n lid van die SARL bly en sal nog verantwoordelik wees vir die Integnette en vir die weeklikse Amateur Radio Mirror International.

As 'n SARL lid sedert 1960 en later 'n lewenslange erelid, as 'n raadslid vir baie jare en as 'n oud-president van die SARL, het Hans 'n enorme bydrae tot die Suid-Afrikaanse Radioliga gelewer.
Van die lede en van die raad, dankie Hans vir al die tyd wat jy jou vermoëns, vaardighede en tyd aan die SARL beskikbaar gestel het. Ons wens jou sukses toe met jou ander belange.

SARL AJV

Die Algemene Jaarvergadering van die SARL vind op Saterdag 20 April in die Nasionale AmateurRadioSentrum te Radiokop, Gauteng, plaas. Die program, met mosies en verslae, is reeds aan lede gepos maar dit is ook op die webblad van die SARL beskikbaar by www.sarl.org.za. Klubs word versoek om solank besonderhede daarvandaan af te laai en met hulle lede te bespreek.

SARL 80-METER QSO GESELLIGHEID

Die doel van hierdie kompetisie is om 'n belangstelling in en aktiwiteit op die 80 meterband te bevorder. Die eerste been word op Donderdag 04 April vanaf 19:00 tot 22:00 SAT gehou. Slegs frekwensies tussen 3600 en 3650 kHz mag gebruik word en dit is slegs ESB-werking. Deelnemers ruil roepseine, seinrapporte, reeksnommer (vanaf 001) en ruitblok of naam van QTH uit.

10 punte word verdien vir elke kontak met 'n Suid-Afrikaanse stasie en 15 punte vir elke kontak met 'n stasie buite Suid-Afrika. Die adres vir kompetsie- inskrywings is Die Kompetisiekomitee, Posbus 21762, Bluff, 4036. E-pos navrae aan zs5lp@sharksden.co.za

2001 IARU HF-KAMPIOENSKAPPE

Die uitslae van die 2001 IARU HF-Kampioenskappe, gehou op 14/15 Julie verlede jaar, is in die Maart 2002 uitgawe van QST gepubliseer. Nege Suid-Afrikaanse roepseine verskyn in die uitslaelys met Bernie ZS4TX bo-aan met 1 283 381 punte. Hy word gevolg deur ZS5T, ZS6DDX, ZS1NF, ZS6WR, ZS0E, ZS5RON, ZS6SRL en ZS6HO. Die organiseerders het 2 105 logstate van 105 DXCC-entiteite wat 51 IARU sones verteenwoordig ontvang. Hierdie logstate verteenwoordig 1 150 000 QSO's in 24 uur. Die volgende IARU HF- kampioenskappe word op 13/14 Julie 2002 gehou tegelyk met die Wêreld Radiosport Spankampionskappe.

6-METER OPENING KIKKER DIE BHF/UHF KOMPETISIE OP

Die SARL BHF/UHF kompetisie het op Saterdag 16 Maart 2002 'n uitstekende 6- meter opening na Europa beleef en baie 6 meter kontakte is gemaak. Dit wil voorkom of die opening vir ZS4 en ZS6 bevoordeel het; stasies raporteer 140 plus QSO's. Bernie ZS4TX wat vanaf Lesotho aktief was dui aan dat hy amper 400 gelykgolf QSO's gemaak het, terwyl die Bloemfontein ARK aandui dat hulle 17 nuwe lande en 67 nuwe ruitblokke gewerk het tydens die opening.

LOGSTATE VIR KOMPETISIES

Deelneemers aan die SARL HF Velddag en die SARL BHF/UHF Kompetisie word gevra om asseblief hulle logstate en opsommingsblaaie aan die organiserende komitees te pos of per e-pos te stuur. Vir die HF Velddag is dit Dennis Green ZS4BS, Posbus 12104, Brandhof, 9324 of zs4bs@netactive.co.za en vir die BHF/UHF kompetisie na John Fielding ZS5JF, Posbus 256, Inchanga, 3670, e-posnavrae aan johnf@futurenet.co.za

GOEIE NUUS VIR DIE DXCC-JAGTERS

Die DXCC lessenaar van die ARRL is nou reg vir vinnige afhandeling van aansoeke. Volgens Wayne Mills, N7NG, die Bestuurder van die ARRL se Ledediens, is die DXCC lessenaar nou in staat om aansoeke binne 'n kwessie van dae af te handel. Dit was nie lank gelede nie dat DXCC hoopvolles vir meer as twee maande moes toustaan vir hul sertifikate of opdaterings. Nou word aansoeke binne ongeveer een week afgehandel. Op een stadium gedurende die afgelope jaar was die agterstand byna 'n kwartmiljoen kaarte en 2500 aansoeke.

Die huidige baie korter DXCC-wagtyd is primêr te wyte aan die aanstelling van addisionele personeellede verlede somer, ons winter.

Mills het gesê dat die DXCC lessenaar sal begin om die laaste van die enkelband DXCC-toekennings uit te reik, die vir 30 meter. 'n Amptelike aankondiging word afgewag en die verwagting is dat die nuwe toekenning op 1 Oktober vanjaar sy buiging sal maak. Diegene wat beplan om deel te neem mag nou reeds kaarte begin instuur ten einde 'n plek voor in die tou te kry.

PCSAT IN DIE MOEILIKHEID

Bob Bruninga, WB4APR, rapporteer dat Pcsat verlore kan gaan indien grondbeheerstasies nie daarin slaag om die satelliet in 'n positiewe kragbegroting te plaas nie. Hy het alle gebruikers gevra om tot verdere kennisgewing nie via Pcsat te digiherhaal nie. Bruninga het gesê dat Pcsat tydens elke omwenteling herstel en die batterye leegtrek. "Dit is besig om dit dood te maak tensy ons binnekort sukses behaal", het hy gesê. Beheerstasies in die Suidelike halfrond waar Pcsat tans net die sonskyn haal en die enigste ligging waarvandaan 'n laekragbevel enige moontlikheid het om die ruimtetuig te laat herstel, werk daaraan om die probleem op te los.

"Daar is niks wat ons in die Noordelike halfrond daaraan kan doen nie anders as om ons senders af te skakel en sodoende nie tot die kragverbruik by te dra nie", het hy gesê. Pcsat is 'n 1200 baud APRS digiherhaler wat onder leiding van Bruninga deur seekadette van die VS Maritieme Akademie gebou en verlede September gelanseer is. Dit is ontwerp vir gebruik deur draagbare en mobiele sendontvangers. Bruninga get gesê dat beheerstasies in beheer van die situasie is en het rapporte van buitestaanders ontmoedig.

SARL LANGDIENSTOEKENNINGS

Indien u nognie op die SARL se oproep om besonderhede tov langdienstoekennings gereageer het nie, word u vriendelik versoek om sonder versuim u roepsein, naam en aansluitingsdatum per e-pos aan QRM@intekom.co.za of per telefoon aan 021-4603640 deur te gee.

VOLGENDE RAE

Net 'n herhinnering dat die volgende RAE op Donderdag 23 Mei om 19:00 SAT plaasvind. Die sluitingsdatum vir inskrywings is 16 April.

KLUBNUUS

TREKKING BLOEMFONTEIN ARK

Die trekking vir die ICOM IC 2100H tweemeterstel en die selfoon is deur die Bloemfontein ARK gedoen. Die wenner van die selfoon is Mej Esme Buys van Bloemfontein en die IC 2100H behoort aan Johan Moolman ZS6AWL van Klerksdorp. Baie geluk!

SAATI MAANDVERGADERING

Die volgende SAATI maandvergadering sal op Maandag 25 Maart by die Centurion biblioteek in Cantonmentsweg, Centurion om 19:30 plaasvind. Daar sal 'n kort voordrag deur Louis ZR5ABC oor Linux toepassings en die gewone verversings wees. Almal is welkom.

SASOLBURG RADIOKLUB VIER MARCONIDAG

Die Sasolburg Radioklub sal 'n geleentheidstasie bedryf ter viering van Marconidag op 27 April vanaf 08:00 tot 20:00 SAT. Die stasie sal opgerig word by die lapa net Suid van die Excell Motorhawe, op die hoek van D.F. Malan- en J.G. Strydomrylane.
Die stasie sal QRV wees op 2m, 6m, HF (30m, 40m & 80m), Pakketradio en HF Digitaal. Die hoofdoel van die projek is om amateurradio aan die breë publiek bekend te stel. Dit sal waardeer word as so veel as moontlik amateurs die verrigtinge besoek.

ZS6PTA VLOOIMARK

Die Pretoria Amateurradioklub hou hul herfsvlooimark op Saterdag 6 April 2002.
Die vlooimark sal oudergewoonte op die Suidkampus van die Universiteit van Pretoria gehou word en let op dat die aanvangstyd 12:00 is.

Almal is welkom om die grootste vlooimark in Suiddelike Afrika by te woon.
Skakel Almero ZS6RY by (012) 567 3722 of op 082 414 5164 indien u 'n tafel wil bespreek of aanwysings benodig om by die vlooimark uit te kom.

SARLNUUS bedank alle nuusbydraers, individue, klubs en ander organisasies vir bydraes tot hierdie bulletin en al die stasies wat so getrou die herleidings behartig.

Hierdie bulletin is saamgestel deur George, ZS6NE, en gelees deur vanuit as 'n diens aan radioamateurs, kortgolfluisteraars en elektronikaentoesiaste

Die SARL nooi u ook om Sondae om 10:00 na Amateur Radio Mirror International op 21560, 9750 en 7082 kHz en 145,750 MHz in die Pretoriagebied te luister. 'n Heruitsending kan Maandagaande om 20:00 SAT op 3215 kHz gehoor word. ARMI word deur Telkom en Sentech geborg.

Die net van die President van die SARL is Sondae om 12:00 op 7082 kHz op die lug. U het geluister na ZS6SRL, dankie dat u by ons aangesluit het

Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u aangename week toe.

Totsiens almal.

/EX